37

# PSALM 37

Dié wat on - eer - lik - heid be - gaan,

soos gras sal hul - le gou ver - gaan;

so kwyn wie kwaad aan an - der doen,

soos gras, al was dit ook hoe groen.




X Lied :

2.
Waarom sal jy jou dan ontstel

en oor hul wangedrag jou kwel?

Doen dit wat goed is soos dit hoort

en woon en werk net rustig voort.



3.
Vind diepe vreugde in die Heer;

Hy gee jou wat jou hart begeer.

Laat dan jou lewe aan Hom oor;

vertrou op Hom, Hy sorg daarvoor.



4.

Om kwaad te word, moet jy vermy.

Jou onskuld, dit bevestig Hy.

Die mense wat oneerlik is,

word uitgeroei en uitgewis.







Lied :

5.
Die goddelose, dwaas geaard,

hy span sy boog, hy trek sy swaard;

die ondergang word nagestreef

van hulle wat regverdig leef.







Lied :



6.
Die Here sien dit kom, en lag;

die goddelose kry sy dag:

Sy swaard word in sy hart gesteek,

sy boog word middeldeur gebreek.







Lied :



7.
'n Klein besit, verdien in eer,

weeg swaarder en is baie meer,

meer as die rykdom en wát nog,

wat opgegaar is deur bedrog.



8.
Vir die opregtes word gesorg

en hul besittings word geborg;

hul lewe lank behou hul dit

en sal in nood genoeg besit.




X Lied :

9.
Die goddelose gaan tot niet

soos voor 'n vuur die gras en spriet.

As hy van ander mense leen,

hou hy dit t'rug, dis daarmee heen.





Lied :


10.

Die Heer sal op jou paaie let

as Hy in jou behae het;

Hy sal jou op jou voete hou

en Hy bepaal die koers vir jou.



11.

Dié wat opreg is van gedrag,

sal saam met hulle nageslag

nooit hoef te bedel om 'n brood;

nooit staan hul eensaam in hul nood.







Lied :

12.
Barmhartig, vol vrygewigheid

is die opregte, steeds bereid

om rentevry selfs uit te leen.

Sy nageslag word tot 'n seën.



13

37

Hy wat reg - ver - dig is, praat reg,
sy koers is se - ker op sy weg,
want hy ge - hoor - saam nou - ge - set
diep in sy hart sy God se wet.




X Lied :

14.

Om God se dienaar te vermoor,

lê dié wat onreg pleeg hom voor.

God hou die booswig van hom weg

en spreek hom vry voor die gereg.



15.

**Bly op die Here steeds vertrou**

**en bly steeds op sy weë hou;**

**daar lê 'n toekoms vir jou voor,**

**maar dié wat afwyk, sal ontspoor.**




X Lied :

16.
Hy wat 'n skuilplek soek by Hom

sal van die booswig weg kan kom,

en almal word deur God bevry

wat 'n opregte lewe lei.

